SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 2022

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins uit in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit, stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

Terwyl daar aandag gegee word aan die probleme wat sommige lede ervaar met toegang tot die SARL-webbladsye, is 'n bykomende kanaal nou beskikbaar. Teken in by www.amateurradio.org.za om die weeklikse SARL News-oudio-opnames af te laai en om Amateur Radio Today te luister of af te laai.

In die Nuus Vandag:

DIE MEI RAE UITSLAE IS VRYGESTEL

DIE SARL TOP-BAND SERTIFIKAAT

en

RADIO ZS VIER 75 JAAR IN JULIE

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

DIE MEI RAE UITSLAE IS VRYGESTEL

Op Vrydagaand 27 Mei het die RAE-bestuurder die Mei RAE-uitslae per e-pos aan die kandidate wat die eksamen op Saterdag 21 Mei geskryf het gestuur. Die President en Raad van die SARL sê geluk aan al die suksesvolle kandidate. Hulle bedank ook die RAE Bestuurder en sy span, die Klub-instrukteurs en Opsieners en almal betrokke by die RAE-proses.

DIE SARL BHF/UHF FM KOMPETISIE

Die tweede been van die SARL BHF/UHF FM kompetisie sal van 12:00 tot 16:00 UTC op Saterdag 4 Junie 2022 op die lug wees met die doel om FM-aktiwiteit op die BHF/UHF-bande te bevorder. Aktiwiteit sal op 6 en 2 meter asook 70 cm plaasvind. QSOs moet twee rigting punt-tot-punt wees en stasies sal sein verslae en hul volle ses-syfer Maidenhead-ruit vierkant uit ruil. Dien jou logstaat in teen 21:59 UTC op Saterdag 11 Junie by sarlvhfuhfcontest@gmail.com. Kry al die inligting op bladsy 24 van die 2022 Blou Boek.

DIE SARL TOP-BAND SERTIFIKAAT

Die Top Band-sertifikaat word deur die Suid-Afrikaanse Radioliga geborg. Die doel daarvan is om meer 160 m QSOs met Suider-Afrikaanse lande aan te moedig.

Alle kontakte na 1 Januarie 1960 is geldig vir hierdie toekenning. Kontakte moet in die segment van 1 800 tot 2 000 kHz gemaak word. ZS-amateurs kan tussen 1 810 en 2 000 kHz uitsaai.

Suid-Afrikaanse stasies moet bevestiging indien dat hulle ten minste ses verskillende Suider-Afrikaanse roep-gebiede gekontak het, waarvan ten minste vyf in die Republiek van Suid-Afrika moet wees. Die sesde kontak kan van die oorblywende Suid-Afrikaanse roep-gebied (ZS) of van enige van die buurlande (Botswana, Lesotho, Mosambiek, Namibië, eSwatini of Zimbabwe) wees.

DX-stasies binne 1 000 km van die grense van Suid-Afrika moet kontak met drie roep-gebiede in die RSA bevestig. Geldige bevestigings is papier QSL-kaarte, SARL Elektroniese QSLs of LoTW. Besoek www.sarl.org.za/public/awards/ vir al die inligting. Dit is makliker as die WAZS!

DIE JUNIE RADIO ZS

Die Junie 2022-uitgawe van Radio ZS kan van die SARL-webwerf afgelaai word. In die uitgawe van 100 bladsye kyk ons na die 8 meter band en sak dan af na 160 meter en kyk ook na 'n omskakelaar vir 630 meter. Die Jeugland LNR vertel ons meer oor hul voorbereiding vir die ballon lansering in Oktober en SARL Hamnet vertel van die 2022 Twee Oseane Marathon.

Woody, ZS3WL neem ons na die Groot Vis Vuurtoring, ons kyk na die 2022 ILLW en daar is terug voer oor die ZS-SOTA Herfs-aktiwiteits dag. Dan is daar 3D-drukwerk en amateur radio en meer in hierdie uitgawe.

SARL LIDMAATSKAPFAKTURE

Die Lidmaatskapfakture vir 2022/2023 was op Saterdag 28 Mei 2022 per e-pos aan lede. Kelley vra dat geen duplikaat e-posadresse vir familielede gebruik moet word nie. Elke lid moet sy of haar eie e-posadres hê. Dit help met die databasisbestuur en die faktorerings-proses. Verder vra sy dat wanneer jy jou lidmaatskap betaal, slegs u roepsein as verwysing op die EFT of deposito gebruik.

Jy luister na   nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

RADIO ZS VIER 75 JAAR IN JULIE

Die Julie 2022 Radio ZS sal die 75ste herdenking-uitgawe van die tydskrif wees. SARL-lede en -klubs word genooi om artikels vir hierdie uitgawe in Engels en/of Afrikaans voor te lê. Twee artikels is reeds van 'n radio amateur buite Suid-Afrika ontvang. Daar sal die gewone YL-Beam, Vuurtoring, RaDAR, HF, Jeugland en Museum items wees, maar meer is nodig. Wat doen jou klub? Met watter projekte is jy besig? Deel met jou mede-radio amateurs. Stuur jou artikel na radiozs@sarl.org.za in MS Word- of OpenOffice-formaat.

KLUB NUUS

Die algemene jaarvergadering van die Port Elizabeth Amateurradiovereniging het op Saterdag 21 Mei plaasgevind. Die volgende lede is tot die nuwe komitee

verkies.

Voorsitter: Donovan, ZS2DL

Ondervoorsitter: Dave, ZS2DH

Sekretaris: Chris, ZS2AAW

Tesourier: Mike, ZS2MIC

Komiteelede: Glen, ZS2GV; Ashley, ZS2AG - redakteur van QSX; Kevern, ZR2BK; Jimmy, ZS2JIM en Shaun, ZS2SG

Die nuwe voorsitter bedank die uittredende komitee vir hul harde werk. PEARS bedank die SARL President Nico, ZS6QL vir sy bywoning. Dit was 'n lang dag vir Nico wat ook die RAE -eksamen bygewoon het wat deur PEARS aangebied is.

KOMPETISIE NUUS

Die ZS3 QSO Partytjie is op Sondag 15 Mei goed ondersteun. Drie-en-dertig logstate is ontvang met drie Kontrole logstate. Daar is vas gestel dat 131 amateurs aktief was en net minder as 1 000 QSOs is tydens die QSO Party gemaak. Daar is opgemerk dat baie deelnemers nie die reëls verstaan nie - stasies in ZS1, ZS2, ZS4, ZS5 en ZS6 moet SLEGS stasies in ZS3 werk!

1ste Maryke, ZS3MN

Pieter, ZS3PN - 90 punte

3de Peet, ZS3PL - 82 punte

Al die Amateur Radio Klubs in die Noord-Kaap bedank almal wat deel geneem het en veral diegene wat 'n logstaat ingestuur het.

Agt-en-twintig logstate is ontvang vir die derde been van die Woensdag 80 m-Klub kompetisie wat op 18 Mei gehou is. 'n Aantal stasies kon weens die beurt krag nie deelneem nie!

1ste die Wesrand ARK - 734 punte

2de die Noord-Kaap ARK - 500 punte

3de die Hibiskus Kus ARK - 153 punte

1ste Gerhard, ZS3TG - 146 punte

2de Johan, ZS4DZ - 115 punte

3de Hans, ZS6KR - 111 punte

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak gematig gaan wees. Tans is daar 11 sonvlekke met eenvoudige tot gevorderde magnetiese samestellings sigbaar. Daar is 'n hoë waarskynlikheid vir die voorkoms van C-

en ’n laer waarskynlikheid vir die voorkoms van M-klas sonfakkels. Diegene wat hulle eie frekwensie voorspellings wil doen, kan ’n verwagte effektiewe sonvlektelling van 74 vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral laat middag goeie DX openinge op die 10 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die dagboek van gebeure vir die volgende paar weke:

Vandag - die CQ WPX GG kompetisie en die sluitingsdatum vir SARL BHF/UHF Digitale logstate

31 Mei - Republiekdag

4 Junie - Internasionale Kaas dag en die SARL BHF/UHF FM aktiwiteits dag

4 en 5 Junie - Die IARU Streek 1 GG Velddag

8 tot 12 Junie - Die SARL Top Band QSO Partytjie

11 Junie - Die sluitingsdatum vir SARL BHF/UHF FM logstate

12 Junie - The Hammies QSO Partytjie

16 Junie - Jeugdag en die SARL Jeug QSO partytjie

17 Junie - Wêreld QRP dag, ’n skoolvakansie en die sluitingsdatum vir Hammies en Top Band -logstate

18 Junie - Die SARL Saterdag 40 m Klub kompetisie

19 Junie – Vadersdag

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Op Vrydagaand 27 Mei het die RAE-bestuurder die Mei RAE-uitslae per e-pos aan die kandidate wat die eksamen op Saterdag 21 Mei geskryf het gestuur. Die President en Raad van die SARL sê geluk aan al die suksesvolle kandidate. Hulle bedank ook die RAE Bestuurder en sy span, die Klub-instrukteurs en Opsieners en almal betrokke by die RAE-proses.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die ’news inbox’ skakel nie later as die Vrydagmiddag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na ”Amateur Radio Today.” Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. ’n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur ’n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na ’n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saam gestel deur Andy Cairns ZS6ADY, geredigeer deur Vivian Dold ZS6VD en gelees deur ....................................

Van die Nuusspan, die beste wense vir die week wat voorlê.